# PSALM 12















1 2 3 4 5 6

X Lied :

2.

Want hul bedrieg mekaar,

is onberekenbaar;

dis mense wat mekaar mislei

met grootpraat en met vlei.

3.
"Ons tong", so word gesê,

"dis waar ons krag in lê;

ons lippe sal vir niemand stuit.

O Here, roei hul uit."

4.

Hy sien die swakkes ly.

Dan tree Hy tussenby.

Hy sê: "Ek hoor die armes kla.

Ek red dié wat dit vra."

5.

Die woord van God is eg,

dit ruk die onreg reg,

dit kom soos silwer rein en puur

veredel uit die vuur.

6.

Al pronk die leuenaars rond,

- hoe groot is hulle mond! -

oor dié wat na u uitkoms smag,

hou U, o Heer, die wag.